509

# Op berge en in dale













1 2 3 4

X Lied :

2

Sy troue vaderoë
sien alles van naby;
ons leef uit sy vermoë -
word deur sy Gees gelei.
Die swaeltjies behoed Hy,
beklee met gras die dal;
die kleinste wurmpie voed Hy,
sorg vir die groot heelal.

3

Die diere op die aarde,
die visse in die see,
die mossie en die arend,
die blomme, veld en vee,
met al sy ander werke,
verkondig dag en nag
sy goedheid sonder perke;
die grootheid van sy mag.

4

Roem, Christen, heel my lewe
is veilig in my God;
waar alles my begewe,
of waar ek ly, is God;
waar troue vriendehande
nie red nie, daar is God;
selfs in die dood se bande -
ja, oral is my God!